# JEUGSANGBUNDEL
# 2

## VIR DIE BEGELEIER

PROEFJEUGSANGBUNDEL

VIR GEBRUIK IN DIE

EREDIENS

EN BY

JEUGBYEENKOMSTE

Eerste druk, eerste uitgawe, 1993


Uitgegee deur die Algemene Jeugkommissie van die
Ned. Geref. Kerk, Posbus 396, Bloemfontein,
in opdrag van die Algemene Sinode van die Ned. Geref. Kerk.

ISBN 0 947038 53 1

Omslagontwerp: Sandra Sonnekus

Setwerk deur ELKMAR-UITGEWERY,
Posbus 75166, Lynnwoodrif 0040

Gedruk en gebind deur N G SENDINGPERS,
Blignautstraat 39, Bloemfontein 9301.

# VOORWOORD

Soos nooit tevore nie staan die Christelike kerk vandag, wat sy sang en musiek betref, by 'n kruispad. Oral word daar geworstel om op hierdie belangrike terrein 'n sinvolle en verantwoorde vernuwing teweeg te bring. Daarom het die Algemene Sinode (1990) van die Nederduitse Gereformeerde Kerk 'n opdrag aan die Algemene Jeugkommissie en aan die Algemene Kommissie vir Gemeentebediening (Subkommissie Erediens) gegee om 'n liedbundel saam te stel, veral met die oog op die jongmense en kinders van die kerk.

Die kommissie wat aangewys is om hierdie werk uit te voer, het besluit dat hierdie nuwe liedbundel as 'n proefbundel in die kerk gebruik moet word, en dus in die eredienste en by alle kerklike en godsdienstige byeenkomste gesing kan word. Hierdie bundel staan nie los van die bestaande kerklied, te wete die *Psalm- en Gesangboek* en *Sing Onder Mekaar* nie, maar wil aanvullend daarby help om die lof van God te verkondig, die gelowiges vir hulle dienswerk op te bou en toe te rus, en is veral afgestem op die besondere behoefte van die jongmense en die kinders. Die kerk wil hiermee die kind en jongmens werklik by die sang in en buite die erediens betrek.

Om geskikte liedere te bekom, is die saak van die beoogde nuwe bundel so wyd as moontlik bekendgestel. Lidmate en veral jongmense en persone betrokke by kinderbediening is genooi om liedere vir oorweging in te stuur. Talle liedere is ontvang, meestal uit bestaande Engelse en charismatiese bundels sowel as die *Jeugsangbundel* (1984) en die *Halleluja*, en deeglik oorweeg. Daaronder was egter baie min nuwe skeppings. Verder is verskeie liederebundels plaaslik en uit die buiteland deurgewerk met die oog op geskikte liedere.

Om die liedere te keur, is 'n werkwinkel gehou. Hieraan het jongmense, musici, teoloë, letterkundiges, taalkundiges, himnoloë en liturge deelgeneem. Elke sinodale gebied is gevra om jongmense te stuur wat kan help met die keuring. By hierdie werkwinkel is die eerste sifting en keuring gedoen. Die tekste en melodieë van bestaande liedere wat opgeneem is, is hersien en getoets vir hulle singbaarheid, woord-toon-verhouding en geskiktheid vir gebruik deur die kerk. Waar slegs 'n melodie uit 'n anderstalige bundel oorgeneem is, moes 'n nuwe teks daarvoor gevind word.

Daar is gepoog om getrou te bly aan die Bybel en sy boodskap, wat verskillende fasette bevat. Daar is rekening gehou met die groot diversiteit in die gemeente ten opsigte van geestelike, kulturele en musikale ontwikkeling. Daar is deurgaans klem gelê op die digtheid van segkrag, maar tegelyk op die eenvoud, duidelikheid, verstaanbaarheid en aktualiteit van die lied vir die mens van ons dag. In die lig hiervan moet ook die aantal liedere vir die klein kinders gesien word. Die keuse van liedere geskied vandag te midde van 'n hewige polemiek oor die volgende:

- ou en nuwe liedere
- die tradisionele en moderne idioom
- "kerklike" en "wêreldlike" sang en musiek
- elitistiese en oppervlakkige liedere
- stemmige en sterk ritmiese musiek
- die ortodokse lied en pop, gospel, sacropop en die emosionele lied
- die verstandelike en die gevoelsmatige.

Die ideaal is om telkens 'n gesonde balans te vind.

Dit is noodsaaklik dat sangers en begeleiers hulle sal hou aan die notasie van die liedere soos in die bundel afgedruk. Daar moet gelet word op die leiding ten opsigte van die interpretasie van elke lied, veral die tempo-aanduiding. 'n Willekeurige omgang met die musiek moet ten alle koste vermy word.

Meermale bepaal die styl van 'n lied ook die begeleidingswyse en medium. Nie alle begeleidings in die begeleiersboek is geskik vir die orrel nie. Net so is sommige liedere nie geskik vir kitaarbegeleiding nie en daarom is die kitaarakkoorde by daardie liedere weggelaat. By ander liedere weer behoort slegs gebroke akkoorde op die kitaar gebruik te word.

As 'n belangrike faset van eietydse kerksang word wisselsang dikwels in die bundel gebruik. Soms word dit aangedui as groep 1, groep 2; soms slegs met 1 en 2. Daar kan óf gewissel word tussen 'n solis en die hele groep, óf tussen twee of meer groepe. By refreinliedere is die normale gebruik dat 'n solis of kleingroep die strofes sing en die hele groep die refrein. By die verskillende strofes kan daar afwisseling wees tussen 'n solis(te) en 'n kleingroep. Indien 'n kanon of wisselsanglied tydens die erediens gebruik word, behoort die wyse waarop dit gesing word, vóór die diens gereël te word.

Die deskant wat by sommige liedere aangegee word, behoort slegs by enkele strofes gebruik te word. Kort liedere behoort verkieslik nie meer as drie keer herhaal te word nie.

Die byvoeging van die Latynse en Engelse teks by nrs 7, 14, 25 en 30 is genoodsaak weens kopieregvereistes van die betrokke uitgewer.

Die liedere word alfabeties gerangskik. Liedere vir kleiner kinders (52-66) word afsonderlik aangegee, maar óók alfabeties gerangskik. Aan die einde van die bundel volg sowel 'n alfabetiese as 'n heilshistoriese, 'n liturgiese en godsdienstige indeks. Die naam van die komponis, verwerker en die digter word verstrek.

Die kommissie het alles in sy vermoë gedoen om die eienaars van kopiereg op te spoor. Indien dit tóg gebeur het dat die kopiereghouer van een of ander lied oor die hoof gesien is, sal die kommissie dit waardeer indien hy daarvan in kennis gestel word, sodat die nodige erkenning in 'n volgende uitgawe gegee kan word.

Waar hiermee die getal liedere wat in die kerk gesing kan word, uitgebrei word, lê dit 'n groot verantwoordelikheid op kerkrade, leraars en lidmate, veral ook jongmense, om nie die bestaande liedereskat van die kerk, naamlik die *Psalm- en Gesangbundel* en *Sing Onder Mekaar*, te verwaarloos nie, maar juis met groter getrouheid en volharding te leer, te sing en lief te kry.

Mag hierdie bundel daartoe bydra dat die geloof, die kennis en die godsvrug van die gemeente en van die gelowige sal groei en ryklik vrug dra, dat die sang vernuwe sal word, dat ook die eredienste sal vernuwe, ja, dat die kerk self vernuwe sal word. Mag dit bo alles bydra tot die onverwelklike, nimmereindigende lof, dank, verheerliking en aanbidding van God Drie-enig!

**"Aan Hom wat op die troon sit,**
**en aan die Lam,**
**behoort die lof en die eer,**
**die heerlikheid en die krag,**
**tot in alle ewigheid" (Op 5:13)**

**Die Kommissie**

| | | |
|---|---|---|
| Prof A C Barnard | (Pretoria) | (voorsitter) |
| Ds J van der Westhuyzen | (Kaapstad) | (ondervoorsitter) |
| Dr L C Dressel | (Bloemfontein) | (skriba) |
| Mev Emma Badenhorst | (Standerton) | |
| Ds A R Hanekom | (Stellenbosch) | |
| Ds J C Carstens | (Verwoerdburg) | |
| Ds J F Serfontein | (Windhoek) | |
| Dr W M L Strydom | (Bloemfontein) | |
| Prof C J A Vos | (Pretoria) | |
| Dr W P J van Wyk | (Pretoria) | |

**Adviseurs**

| | |
|---|---|
| Prof P J Roodt | (Pretoria) |
| Dr G C Olivier | (Pretoria) |
| Prof P J Naudé | (Port Elizabeth) |
| Mnr B van Rooyen | (Vereeniging) |

**Redaksiekommissie**

| | |
|---|---|
| Prof A C Barnard | (Pretoria) |
| Dr L C Dressel | (Bloemfontein) |
| Ds J van der Westhuyzen | (Kaapstad) |
| Prof C J A Vos | (Pretoria) |
| Dr G C Olivier | (Pretoria) |
| Ds J C Carstens | (Verwoerdburg) |

**Harmonisasies vir begeleiersboek**

Dr GC Olivier (Pretoria)

**Tipografiese versorging van manuskrip**

Ds JC Carstens (Verwoerdburg)

# VOORWOORD VIR DIE BEGELEIERSBOEK

1. Die verwerkings in die begeleiersboek is in die eerste plek instrumentaal bedink. Sogenaamde "reëls" van die tradisionele vokale harmonie (wat in elk geval uit 'n bepaalde stylperiode in die musiekgeskiedenis stam), soos byvoorbeeld parallelle kwinte en oktawe, is in die meeste (instrumentale) gevalle nie ter sake nie en derhalwe nie in ag geneem nie.
2. Daar is gepoog om verwerkings te maak wat pas by die styl van 'n melodie en die karakter van die teks, ten einde 'n lied sinvol te kan begelei. Hierdie "styl en karakter" vorm insgelyks deel van die rede waarom die gebruik van sekere instrumente by bepaalde liedere afgeraai word. In sulke gevalle gaan dit juis daarom om die teks en karakter van 'n lied ten beste te laat spreek en daarmee saam die bepaalde begeleidingsinstrument tot sy reg te laat kom.
3. Die metronoom-aanduidings by liedere moet gelees word as voorstelle en nie as voorskrifte nie. Die uiteindelike tempo van 'n lied sal verder ook beïnvloed word deur faktore soos byvoorbeeld die aantal persone wat saamsing, of dit oorwegend ouer of jonger lidmate is, die akoestiek van die gebou ensovoorts. By gemeentelike groepsang bly dit egter belangrik om 'n tempo te kies wat dit moontlik maak om die woorde duidelik en bewustelik te kan uitspreek, eerder as om dit werktuiglik of gejaagd voor te dra.
4. By die meeste liedere kan die kitaar as begeleidingsinstrument gebruik word. Die kitaargrepe in die sangbundel stem nie deurgaans of noodwendig ooreen met die orrel- en klavierbegeleidings nie omdat die kitaargrepe 'n meer beskeie harmoniese woordeskat het. Die gedagte is hier om spesifiek die kitaar te gebruik by 'n lied wat uitnemend by dié instrument pas. Derhalwe is die bedoeling nie dat die kitaar saam met ander instrumente gebruik moet word nie. Dit is belangrik om te onthou dat die kitaar 'n ingetoë klank het wat maklik deur ander instrumente "doodgespeel" kan word. Dit word voorts aan die hand gedoen dat gelet sal word op gevalle waar die kitaarbegeleiding in gebroke akkoorde gespeel behoort te word ter wille van 'n meer musikale resultaat, veral in die geval van ingetoë liedere.
5. Die einde van 'n frase word in die partituur aangedui met 'n skuins strepie deur die boonste paar nootlyne van die regternotebalk, in plaas van 'n konvensionele fraseringsboog. Dit maak die uitleg van die musiek makliker leesbaar in die aanwesigheid van 'n teks. Hierdie tekens dui egter nie op pouses nie - die musiek moet steeds vloeiend uitgevoer word.
6. Rustekens behoort in alle gevalle eerbiedig te word.
7. Daar verskyn geen dinamiese tekens in die partituur nie. Dit word aan die begeleier, die instrumentkeuse en die omstandigheid van die uitvoering (bv. in die buitelug) oorgelaat. Begeleiers behoort hulle ook te laat lei deur die karakter van die teks, wat dikwels tussen strofes van dieselfde lied kan wissel.
8. Ter wille van ritmies-metries korrekte sang, is sommige lang melodienote metries "ingevul" met korter note. In die geval van byvoorbeeld 'n gepunteerde halfnoot in die melodie, verskyn daar drie kwartnoot-akkoorde in die begeleiding.
9. As uitgangspunt vir die notering is die handleiding *Music Notation* deur Gardner Read (London, Victor Gollancz; 1978) gebruik.
10. Hierdie is 'n proefsangbundel. Enige voorstelle of wenke ten opsigte van die begeleidings sal verwelkom word en kan gestuur word aan die Skriba, Algemene Jeugkommissie, Posbus 396, BLOEMFONTEIN 9300.

# 1. AAN DIE VADER DANK EN ERE

**Teks: Gavin Meistre (1983)**
**Teks verwerk deur AP van der Colf**

**Melodie: Gavin Meistre (1983)**
**Verwerking: Gerrit Olivier (1992)**

♩. = 50

Aan die Va - der dank en e - re, laat ons saam sy lof be - sing. Hy het

al ons skuld ver - ge - we, laat ons Hom hul - de bring. Hy's ge -

na - dig en mag - tig, die Be - wer - ker van ons heil.

Kom ons loof Hom, kom ons eer Hom vir on - ver - dien - de seën.

2. Aan die Christus ons aanbidding - Hy's dit waardig, Lam van God.
Hy kom leer ons wat is liefde - dit is sy groot gebod.
Hy's gestuur deur die Vader - en so stuur Hy ook vir ons.
Kom ons loof Hom, kom ons eer Hom vir onverdiende seën.
Kom ons loof Hom, kom ons eer Hom vir onverdiende seën.

3. Aan die Heil'ge Gees ons danklied: Hy het ons leer glo en bid;
Hy kom lei ons in die waarheid; wil ons voluit besit.
Hy laat eer ons die Vader; leer ons doen wat Jesus vra.
Kom ons loof Hom, kom ons eer Hom vir onverdiende seën.
Kom ons loof Hom, kom ons eer Hom vir onverdiende seën.

# 2. AAN JESUS, KONING, AL DIE EER !
DIADEM

Teks verwerk deur AP van der Colf; vgl. Op. 5: 8-10

Oorspronklike komposisie: James Ellor (1819-99)

*Groots en majestueus* ♩ = 96-108

Aan Je - sus, Ko - ning, al die eer! Buig eng' - le voor Hom neer, buig eng' - le voor Hom neer. God gee aan Hom die ko - nings - kroon. Kom

Refrein

loof Hom. Loof Hom.

Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom.

Loof Hom en volg Hom as u Heer!

2. Loof Hom, verlostes van die Lam,
wat om sy troon verkeer, wat om sy troon verkeer.
Sing alle volke, elke stam!

**Refrein**
Kom loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom.
Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom en volg Hom as u Heer!

3. Eens sal verlostes almal saam
daar om die troon verkeer, daar om die troon verkeer.
Dan loof ons saam sy grote Naam.

**Refrein**
Kom loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom.
Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom en volg Hom as u Heer!

Nie geskik vir kitaarbegeleiding nie.

## 3. AL JUL VOLKE KLAP JUL HANDE

Teks: Braam Hanekom; vgl. Ps. 47

Melodie: Braam Hanekom (1990)
Verwerking: Gerrit Olivier (1993)

𝅗𝅥 = 80-84

Em B7 Em B7 Em B7 Em B7 Em

1. Al jul vol - ke klap jul han - de: juig tot eer van God. Ver -

Em B7 Em B7 Em B7 Em B7 Em

hef jul stem en roem sy Naam in el - ke stad op aar - de!

Refrein

G D7 D G D

Sing en sing en sing dan saam; loof en prys sy gro - te Naam, want

C D7 G D7 G G A

Hy is Ko - ning e - wig in die he - mel en op aar - de!

G D7 D7 G D7

Sing en sing en sing dan saam; loof en prys sy gro - te Naam, want die

C D7 G B7 Em Em

He - mel - ko - ning skenk ons sy ge - na - de!

2. Hy is Koning ewig in die hemel en op aarde!
Die volke kniel, die nasies juig oor al sy skeppingsdade.

**Refrein**
Sing en sing en sing dan saam; loof en prys sy grote Naam,
want Hy is Koning ewig in die hemel en op aarde!
Sing en sing en sing dan saam; loof en prys sy grote Naam,
want die Hemelkoning skenk ons sy genade!

3. Ons gaan in sy tempel in, Hy roep ons almal saam;
die skare juig en horings blaas, ons almal roem sy Naam!

**Refrein**
Sing en sing en sing dan saam; loof en prys sy grote Naam,
want Hy is Koning ewig in die hemel en op aarde!
Sing en sing en sing dan saam; loof en prys sy grote Naam,
want die Hemelkoning skenk ons sy genade!

Nie geskik vir orrelbegeleiding nie.

# 4. DANKIE, HEER

Kanon

Teks: Lizette Murray; vgl. Ps. 106: 1

Melodie: Mondelings oorgelewer
Ostinato: Cassie Carstens (1993)

𝅗𝅥 = 58

7 B♭ C7 7

1. Dankie, Heer, dankie Heer, 2. want U is so goed vir my. 3. Aan u trou en liefde 4. is daar geen einde nie.

# 5. DIE HEILAND IS GEBORE !

Teks: Emma Badenhorst

Melodie: Oostenrykse volksmelodie;Innsbruck 1881
Verwerking: Amarilli Ackermann (aangepas)

*Rustig, maar nie slepend nie* ♩. = 50

1. Die Hei - land is ge - bo - re! Vol
blyd - skap kan ons sing. Ons
is nie meer ver - lo - re. Ons
wil Hom hul - de bring. Refrein Kom

buig voor Hom die Ko - nings - kind, die

Kind wat ons met God ver - bind. Vol

blyd - skap wil ons sy lof be - sing, vir

ons het Hy die heil ge - bring.

2. Die Kindjie kom as Koning
om sondaars te bevry.
Hy kies 'n stal as woning,
die Kind kom by ons bly.

**Refrein**
Kom, kinders, gee aan Hom die eer!
Buig jul voor Hom, die Koning, neer.
Vir Hom wil ons 'n loflied sing,
die Kind het ons na God gebring.

# 6. DONA NOBIS PACEM*

Kanon

Teks: Tradisioneel (Latyn)

Melodie: Onbekend
Verwerking: Elma Swanepoel (1992)
Ostinato: Cassie Carstens (1993)

♩ = 108

1 Do - na no - bis pa - cem pa - cem

do - na no - bis pa - cem.

2 Do - na no - bis pa - cem

* *Dona nobis pacem* (uitgespreek : Dôna nôbies patsem)
Beteken "Gee ons vrede"

# 7. EET DIE BROOD
## EAT THIS BREAD

Afrikaanse Teks: Louwrens Strydom; vgl. Jes. 55:1

Oorspronklike komposisie: Jacques Berthier (1984)

♩ = 56

Eet die brood, drink die wyn.
*Eat this bread, drink this cup;*

Kom na Chris - tus, Hy stil u hong - er.
*come to Christ and ne - ver be hun - gry.*

Eet die brood, drink die wyn.
*Eat this bread, drink this cup;*

Glo in Hom en Hy les u dors.
*trust in Christ and you will not thirst.*

# 8. EK IS BLY

**Teks: Malan Nel** **Oorspronklike komposisie: Awie van Wyk (1974)**

*Opgewek* ♩ = 120

G D7 G

Ek is bly, ek is bly, ek ver - bly my in die

D7 G D7 A7

Heer. Hy het my 'n nu - we kleed ge -

D G D Bm

gee. Hy het my ver - los.

Em A D7 G

Hy het my ver - los. Ek is bly, ek is

D7 G D D7

bly, soos 'n brui - de - gom en bruid.

G D7 G Einde G G7

Ek is bly. Je - sus is my

C A A7 D7

blyd - skap. Je - sus is my blyd - skap.

B B7 Em D7 C G D7 Herhaal vanaf begin tot Einde

Je - sus is my blyd - skap. Ek is bly.

Nie geskik vir orrelbegeleiding nie.

# 9. EK ROEM U NAAM

Teks: Braam Hanekom

Melodie: André Kempen
Verwerking: Gerrit Olivier (1993)

♩ = 96

1. Ek roem u Naam, ek wil graag sing. Ek wil U eer, U hul - de bring, want daar is trou en lief - de by U,

Refrein

Heer. Ek wil voor u al - mag buig, met my he - le hart ge - tuig van u groot ont - ferm - ing,

C 7A 7 Bb C7 7

ge - na - de vir 'n sterf - ling. Ja, daar is

geen ein - de aan u lief - de nie.

2. My diepste nood
bring ek voor U.
Ek bid tot U,
ek vra U, Heer,
sien my tog raak, genees my grootste seer.

**Refrein**

Ek wil voor u almag buig,
met my hele hart getuig
van u groot ontferming,
genade vir 'n sterfling.
Ja, daar is geen einde aan u liefde nie.

# 10. EK WEET VERSEKER

Teks: AP van der Colf
Vgl. Job 19: 25; 1 Joh. 1: 6-10; Matt. 11: 30

Oorspronklike komposisie: Phoebe P Knapp (1873)

*Vloeiend, maar nie slepend nie* ♩. = 72

1. Ek weet ver - se - ker dat Je - sus leef: Hy het my son - de uit lief - de ver - geef. Ek was ver - lo - re, maar deur sy bloed is daar nou vre - de in my ge - moed.

Refrein

Hy is my Leids - man, Hy laat my leef. Hy is Oor - win - naar — Hy is die Heer! Selfs as ek

strui - kel, en het be - rou, sal Hy ver - ge - we; Hy bly ge - trou.

2. Lig is sy las en sag is sy juk:
Hy gee vermoeides die ware geluk.
Uit sy genade, liefde en trou
weet hul hoe God sy kinders behou.

**Refrein**

Hy is my Leidsman, Hy laat my leef.
Hy is Oorwinnaar — Hy is die Heer!
Selfs as ek struikel, en het berou,
sal Hy vergewe; Hy bly getrou.

# 11. EK WIL DIE HERE LOOF EN PRYS

**Teks: Louwrens Strydom**

**Melodie: Erna Woll**
**Verwerking: Gerrit Olivier (1992)**

*Rustig* 𝅗𝅥 = 60

1. Ek wil die He - re loof en prys so - lank as ek nog leef. Aan Hom my dank en eer be - wys om - dat Hy my ver - geef. Nooit kan ek Hom ver - goed nie, tog bly Hy gee en gee. Ek

Em Am D7 G C G D G D7 G

sing dus steeds my lof - ge - sang aan Hom, my Red - der, Heer.

2. Ek wil dit wyd en syd vertel:
die Here sorg vir my.
Hy het dit in sy Woord beloof:
net Hy is God vir my.
In angste, laste, sorge,
in vreugde en in rou
kan ek sy waarborg steeds onthou:
jou Herder sorg vir jou.

3. Ek wil die Here loof en prys
solank ek asemhaal.
Ek wil my dank en eer bewys
in blye jubeltaal.
Ag, ek bly altyd maar voor Hom
'n arme bedelaar.
En Hy hou aan met gee en gee;
ek sing: Hy is wonderbaar!

**Opsionele slaginstrumente vir 12: EK WIL U LOF VERKONDIG, HEER**

Houtblok



Tamboeryn



Kastanjette



Houtstokkies



# 12. EK WIL U LOF VERKONDIG, HEER

Teks: Louwrens Strydom; vgl. Ps. 145: 1-3

Oorspronklike komposisie: Casiodoro Cardenas (1979) (aangepas)

♩ = 80

Ek wil u lof ver - kon - dig, Heer,

U, my God en Ko - ning, hul - de bring.

Ek wil u Naam vir al - tyd prys,

el - ke dag wil ek u lof be - sing.

U, o He - re, is die gro - te God;

Gm Dm A Dm

U kom die lof toe, U al - leen.

B♭ Gm7 C 7 Dm

On - deur - grond' - lik is u groot - heid,

Gm A Dm

daar - om is U waar - dig om ge - ëer te word.

B♭ Gm7 C 7 Dm

Ek wil u lof ver - kon - dig, Heer,

Gm A Dm

U, my God en Ko - ning, hul - de bring.

Nie geskik vir orrelbegeleiding nie, maar wel vir klavier (met slaginstrumente opsioneel)

# 13. ERE AAN GOD, BRING HOM DIE EER !

**Teks: Tom Gouws** — **Oorspronklike komposisie: Lowell Mason (1792-1872), na 'n melodie van GF Handel**

*Stewige pas* ♩ = 80

1. E - re aan God, bring Hom die eer! Hy buig in lief - de neer. Pro - fe - te se ver - wag - ting gaan heer - lik in ver - vul - ling. 'n Kind vir ons ge - skenk! 'n Seun vir ons ge - gee! 'n




2. God is met ons, Immanuel!
'n Engel deel dit mee.
Uiteindelik het Hy gekom,
Verlosser van die mensdom.
Kom buig nou almal neer!
Kom buig voor God, die Heer!
'n Koningskind is vir ons gegee!

3. Vrede op aard', 'n welbehae —
só sing die eng'leskaar.
Die boodskap van groot blydskap
bring wyse manne aangestap:
Ons het die ster gesien!
Ons het die ster gesien!
'n Koningskind is vir ons gegee!

4. Buig voor die Kind, hier in die stal.
Hy heers oor die heelal.
Ons wonderbare Raadsman.
Ons Vredevors, ons Vader.
Verheerlik Hom tesaam!
Verheerlik Hom tesaam!
'n Koningskind is vir ons gegee!

Nie geskik vir kitaarbegeleiding nie.

# 14. GROOT IS DIE HEER

## MAGNIFICAT

**Kanon met deskant**

Teks: Louwrens Strydom; vgl. Luk. 1: 46-49 (Maria se lofsang) — Oorspronklike komposisie: Jacques Berthier (1984)

Deskant (met tweede herhaling)

Groot die He - re,
*Ma - gni - fi - cat,*

1.

Groot is die Heer, groot is die Heer —
*Ma - gni - fi - cat, ma - gni - fi - cat,*

groot die He - re,
*ma - gni - fi - cat*

2.

só sing my siel oor God, my Sa - lig - ma - ker.
*ma - gni - fi - cat a - ni - ma me - a Do - mi - num.*

sing my siel oor God, my Heer,
*a - ni - ma me - a Do - mi - num,*

3\.
Groot is die Heer, groot is die Heer -
*Ma - gni - fi - cat, ma - gni - fi - cat,*

sing my siel oor God, my Heer!
*a - ni - ma me - a Do - mi - num.*

4\.
só juig my gees oor my Ver - los - ser!
*ma - gni - fi - cat a - ni - ma me - a!*

# 15. HALLELUJA, U IS KONING

Teks: Lizette Murray

Melodie: Jerry Sinclair
Verwerking: Gerrit Olivier (1992)

*Rustig* 𝅗𝅥 = 60

Hal - le - lu - ja, U is Ko - ning.

Ons aan - bid U in u

wo - ning. U's die Al - fa

en O - me - ga, daar - om

sing ons: Hal - le - lu - ja!

# 16. HEER, BLY TOG BY ONS

**Kanon**

**Teks: Johann Serfontein; Aandgebed n.a.v. Luk. 24:29**

**Melodie: Tradisioneel Duits**
**Ostinato: Elma Swanepoel (1992)**

*Rustig* 𝅗𝅥 = 56

1. Heer bly tog by ons.

2. Die son is am - per on - der

3. en die nag word bai - e don - ker.

Kitaarbegeleiding opsioneel

## 17. HEILIG, HEILIG, HEILIG

Teks: Johan Cilliers

Oorspronklike komposisie: Franz Schubert (1797-1828)

*Rustig, maar nie slepend nie.* ♩ = 88

1. Hei - lig, hei - lig, hei - lig, hei - lig is die Heer.

Eng' - le in die he - mel buig hul voor Hom neer.

He - re, hoor my be - de, hoor my as ek sing,

en aan U, my Va - der, al my hul - de bring.

2. Heilig, heilig, heilig, heilig is die Heer.
Wie kan Hom op aarde ooit na waarde eer?
Nogtans roem ek ronduit, weer en weer en weer:
Heilig, heilig, heilig, heilig is die Heer!

Nie geskik vir kitaarbegeleiding nie.

## 18. HEILIG, HEILIG, HEILIG IS DIE HERE GOD

Teks verwerk deur: AP van der Colf; vgl. Jes. 6: 3-7

Melodie: Onbekend
Verwerking: Gerrit Olivier (1992)

*Met eerbied* ♩ = 92

Hei - lig, hei - lig, hei - lig is die He - re God.

Ek het swaar ge - son - dig teen sy groot ge - bod. Ons

men - se is vol on - ge - reg - tig - heid. O He - re, ver - ge - we ons son - dig - heid. Die

aar - de is vol van u heer - lik - heid. U is hei - lig, Heer!

Nie geskik vir kitaarbegeleiding nie.

# 19. HELDER SKYN ONS LIG VIR DIE NASIES

## MAY WE BE A SHINING LIGHT

(SONG FOR THE NATION)

Teks: CJA Vos

Melodie: Chris Christenson
Verwerking: Gerrit Olivier (1992)

*Kragtig* 𝅗𝅥 = 58

1. Hel - der skyn ons lig vir die na - sies, 'n hel - der glans om die men - se te ver - lig tot - dat heel die wê - reld kan sien U is die lig. Mag u lig, Heer,

1e tot 4e keer: deur ons skyn.

5e keer: in ons kom! Laat u ryk, Heer, deur ons kom!

Laat u ryk, Heer, o — ral kom!

2. Vrolik klink ons lied vir die volke,
'n pryslied bring al die nasies om ons saam
totdat heel die wêreld kan jubel oor u Naam.
Mag u lof, Heer, deur ons klink.

3. Balsem bring herstel vir die wonde,
'n sagte salf vir die mense met hul seer
totdat heel die wêreld kan sien dat U genees.
Mag U troos, Heer, deur ons bied.

4. U Woord dra u hoop na die nasies,
'n hartvol hoop om die volke te verbly
totdat heel die wêreld kan glo dat U bevry.
Mag U hoop, Heer, deur ons gee.

5. U is Koning, Heer, oor die aarde.
Die mense vra na u wil om U te eer
totdat heel die wêreld kan juig dat U regeer.
Laat u ryk, Heer, in ons kom!
Laat u ryk, Heer, deur ons kom!
Laat u ryk, Heer, oral kom!

# 20. HERE JESUS, U SKYN OOR ALMAL

## SHINE, JESUS, SHINE

Teks: Breda Ludik

Melodie: Graham Kendrick
Verwerking: Gerrit Olivier (1993)

*Majestueus en streng ritmies* ♩ = 56

1. He - re Je - sus, U skyn oor al - mal, met die glans van u lief - de skyn U. Skyn op ons tot ons o - ë oop - gaan. Maak ons vry om te le - we voor U. Skyn oor my. Skyn oor my.

Refrein

Soos lig wat skyn in die don - ker van hier - die wê - reld, soos lig wat skyn, skyn die Heer in ons. Kom, Je - sus, kom en ver - dryf al die don - ker in ons.

Bb G Gm Eb Bb Ab/Cm G7 Bb

Kom laat u lief - de die wê - reld oor - win.

2. Here, maak my 'n lig wat helder
skyn om liefde te dra, al verder.
Skyn deur my tot die hele wêreld
weet dat U vir ons almal gesterf het.
Skyn deur my. Skyn deur my.

**Refrein**

Soos lig wat skyn in die donker van hierdie wêreld,
soos lig wat skyn, skyn die Heer in ons.
Kom, Jesus, kom en verdryf al die donker in ons.
Kom laat u liefde die wêreld oorwin.

Nie geskik vir orrelbegeleiding nie.

## 21. HERE, ONS SAL U LOOF

Teks verwerk deur: AP van der Colf; vgl. Ps. 107: 31

Melodie: E Niemand
Verwerking: Gerrit Olivier (1992)

*Rustig* 𝅗𝅥. = 50

1. He - re, ons sal U loof,
u wel - da - de roem. U
Naam sal ons eer, al - mag - ti - ge Heer, want
U het won - ders ge - doen.

2. Here, ons sal U loof, U het ons verlos,
uit duister bevry; ons harte verbly —
dit het u lewe gekos.

3. Here, ons sal U loof, u weldade roem.
Dis U wat voorsien, ons wil U graag dien
en U "Ons Vader" noem.

Kitaarbegeleiding in gebroke akkoorde.

# 22. HOOR MY HULPGEROEP, O GOD

## LISTEN TO MY CRY, O LORD

**Teks: Lizette Murray; vgl. Ps. 61** — **Oorspronklike komposisie: Norman L Warren (1969)**

𝅗𝅥 = 56

1. Hoor my hulp - ge - roep, o God. Hoor tog my ge - bed. In my wan - hoop pleit ek, Va - der.

Strofes 1 en 2

U al - leen kan red.

Strofe 3

ek be - sing u Naam.

2. Ek kan veilig by U skuil.
Waarom sal ek vrees?
U beskut my teen die bose.
Ek sal veilig wees.

3. U, o God, verhoor u kind,
U's oor my begaan.
U slaan ag op my gebede,
ek besing u Naam.

Nie geskik vir kitaarbegeleiding nie.

Al drie strofes behoort gesing te word. Die lied sluit musikaal af aan die einde van die derde strofe.

# 23. JESUS, GRÓÓT BO ALMAL
## JESUS, NAME ABOVE ALL NAMES

**Teks: N. Hearn, vertaal deur AP van der Colf**

**Melodie: Naida Hearn**
**Verwerking: Gerrit Olivier (1992)**

*Soos 'n gebed* ♩. = 60

Cm

Je - sus, gróót bo al - mal: ster - ke Ver -

Fm Bb Bb7 Eb Bb

los - ser, mag - ti - ge Heer en Hei - land, Im -

Eb Cm

ma - nu - el - God is met ons - red - den - de

Fm Bb7 Eb

He - re, le - wen - de woord.

# 24. JESUS NOOI DIE KINDERS UIT

**Teks: Emma Badenhorst**

**Melodie: Philip P. Bliss (1838-1876)**
**Verwerking: Gerrit Olivier (1992)**

*Nie gejaagd nie* 𝅗𝅥 = 69

1. Je - sus nooi die kin - ders uit: "Laat hul na - der kom!"
Vat me - kaar se han - de vas, ons is een in Hom.
Je - sus Chris - tus bind ons saam, Hy skenk ons sy Gees.
Ons loof Hom as Ko - ning, ons wil ge - hoor - saam wees.

2. Leef as broers en susters saam; God se huisgesin.
Leer mekaar se taal verstaan; liefde sal oorwin.
Jesus Christus bind ons saam, Hy skenk ons sy Gees.
Saam in God se woning vier ons die vreugdefees.

# 25. JESUS, O DINK AAN MY

## JESUS, REMEMBER ME

**Afrikaanse teks: Breda Ludik; vgl. Luk. 23: 42**
**Engelse teks: Kopiereghouer**

**Oorspronklike komposisie: Jacques Berthier (1978)**

*Soos 'n gebed* ♩ = 72-76

Je - sus, o dink aan my wan - neer U, Heer, in u ryk kom.
*Je - sus, re - mem - ber me when You come in - to your King - dom.*

Je - sus, o dink aan my wan - neer U, Heer, in u ryk kom.
*Je - sus, re - mem - ber me when You come in - to your King - dom.*

Kitaarbegeleiding in gebroke akkoorde.

# 26. JUBEL, O NASIES

Teks: Louwrens Strydom en Emma Badenhorst

Melodie: Israelse volksmelodie
Verwerking: John Ferguson 1973 (aangepas)

*Streng ritmies* ♩ = 96

Refrein

Ju - bel, o na - sies, dis die Ko - ning wat aan - kom;
vol - ke, wees bly en juig, ver - heer - lik en prys Hom. (eerste drie keer) prys Hom. (laaste keer)

1. Wie is die E - re - ko - ning, heer - lik en mag - tig?
Hy is Im - ma - nu - el, ons mens - wees deel - ag - tig.

Refrein

Tamboeryn 𝄆 ♪ ♩ ♪ | ♩ ♩ 𝄇

Kastanjette 𝄆 ♩ ♩ | ♪ ♩ ♪ 𝄇

Houtblokkies 𝄆 ♫♫ | ♩ ♩ 𝄇

**Refrein**
Jubel, o nasies, dis die Koning wat aankom;
volke, wees bly en juig, verheerlik en prys Hom.

2. Hy loop die stofpad, gaan deur dorpe en stede,
reik uit na siekes, bied gekweldes sy vrede.

**Refrein**
Jubel, o nasies, dis die Koning wat aankom;
volke, wees bly en juig, verheerlik en prys Hom.

3. Hy het ons skuld gedra, ons sonde vergewe.
Hy gee aan dié wat glo die ewige lewe.

**Refrein**
Jubel, o nasies, dis die Koning wat aankom;
volke, wees bly en juig, verheerlik en prys Hom.

| Nie geskik vir orrelbegeleiding nie. |
|---|

## 27. KEER TERUG EN KOM NA MY
### O MY PEOPLE, TURN TO ME

Teks: Breda Ludik; vgl. Hosea 14: 1, 4-7

Oorspronklike komposisie: Norman Jonkman (1984)

*Rustig* ♩ = 96-100

1. "Keer te - rug en kom na My, van jou skuld maak Ek jou vry," roep die stem van God, die Heer, na sy volk om t'rug te keer. "Soos die dou die veld laat bloei, sal my lief - de jou laat groei. O, laat nie - mand jou ver - lei. Keer te - rug en kom na My."

2. "As my volk sy skuld bely, sal Ek hom daarvan bevry.
Hy sal in my skadu woon, soos 'n lenteblom vertoon,
soos die bome vas bly staan op die Libanon se hang.
O, laat niemand jou verlei. Keer terug en kom na My."

3. "Keer terug en kom na My, van jou skuld maak Ek jou vry,"
roep die stem van God, die Heer, deur die eeue altyd weer.
"Al verbreek my volk hul trou, Ek sal my beloftes hou.
O, laat niemand jou verlei. Keer terug en kom na My."

Kitaarbegeleiding in gebroke akkoorde.

